# Ons Vader, neem ons hande

532

Ons Va-der, neem ons han - de en maak ons één.

Ver-sterk U self die ban - de - gee ons u seën.

Bind ons in u ge - na - de aan U, o Heer,

en leer ons om met da - de u Naam te eer.

1 2 3

X Lied :

2

Heer, wees vir ons 'n Vader
wat sorg en sien.
Trek ons in Christus nader
om U te dien.
Laat, Heer, u Gees ons voorgaan,
laat Hy ons lei,
dat ons u Woord gehoorsaam -
ons aan U wy.

3

Leer ons mekaar vergewe,
mekaar vertrou.
Laat ons die hele lewe op liefde bou.
Laat heers oor ons u vrede,
en bind ons saam.
Verhoor tog ons gebede
in Jesus Naam.